SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 14 AUGUSTUS 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die Nuus vandag:

DIE SARL HF DIGITALE KOMPETISIE VANMIDDAG

DIE 25STE INTERNASIONALE VUURTORING EN LIGSKIP-NAWEEK

en

RTD WORD 100

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

## DIE SARL HF DIGITALE KOMPETISIE VANMIDDAG

Die SARL HF Digitale kompetisie sal vanmiddag van 14:00 tot 17:00 UTC op die lug wees met RTD-aktiwiteit wat oor drie periodes versprei is – 20 m tussen 14:00 en 14:30 UTC, 40 m tussen 15:00 en 16: 00 UTC en 80 m tussen 16:30 en 17:00 UTC. Jy het 'n keuse van vier kategorieë van deelname. JD- en Jeug deelnemers word gevra om hul logstate te merk as JD of Jeug. Al die inligting is op bladsy 62 van die 2022 SARL-Kompetisiehandleiding. Lees asseblief die reëls voor die kompetisie en kyk ook na Algemene Reël 15.7.

## MFJ OM 50-JAAR HERDENKING TE VIER

MFJ Enterprises, 'n amateur radio elektroniese vervaardiger en kleinhandelaar, sal hierdie Oktober 50 jaar in besigheid vier. Martin Jue, K5FLU, het die maatskappy in 1972 gestig nadat hy 'n GG-filter-stel gebou het wat vir minder as $10 verkoop is. Sedert 1990 het die maatskappy vyf verkrygings gedoen, insluitend Hy-Gain en Cushcraft-antennas. Richard Stubbs, bestuurder van MFJ-kliëntedienste en openbare betrekkinge, sê die maatskappy groei steeds met die gewildheid van amateur radio en vervaardig tans meer as 2 000 produkte. "Ek is al 28 jaar by die maatskappy en die syfers is goed," het Stubbs gesê. "Amateur radio groei steeds wêreldwyd."

Martin Jue het aan die Mississippi Staat Universiteit gegradueer met 'n baccalaureusgraad in elektriese ingenieurswese en hy het 'n meestersgraad in elektriese ingenieurswese aan die Georgia Instituut vir Tegnologie (Georgia Tech)

verwerf. Hy het van 1972 tot 1979 as professor in elektriese ingenieurswese aan die Mississippi Staat Universiteit gedien, maar het sy doktorsgraad in 1977 laat vaar weens MFJ se groei.

DIE 25STE INTERNASIONALE VUURTORING EN LIGSKIP-NAWEEK

Ten tyde van die skryf van hierdie bulletin het sewentien Suid-Afrikaanse vuurtorings geregistreer vir die 25ste ILLW-aktiwiteit op 20 en 21 Augustus. Die Kaapstadse Amateurradiosentrum gaan Groenpunt-vuurtoring vir die 24ste keer aktiveer! Met een week om te gaan, is daar nog tyd om 'n vuurtoring te registreer. Hopelik sal Namibië en Mosambiek ook op die lys verskyn. ILLW is een van die gewildste internasionale amateur radio-byeenkomste wat bestaan, waarskynlik omdat daar baie min reëls is, dit is nie die gewone kompetisie tipe byeenkoms nie. Dit is ook gratis en daar is geen pryse om groot getalle ander stasies te kontak nie. ILLW is nie 'n kompetisie nie!

Die 2022 Suider-Afrikaanse Vuurtoring-toekenning is beskikbaar vir kontakte met vuurtorings in Namibië, Suid-Afrika en Mosambiek. Kry die 2022 Vuurtoring-logstaat by www.sarl.org.za/public/contests/contestrules.asp. Jy mag nie-vuurtoring stasies kontak, MAAR daar moet ten minste VIER vuurtorings in jou logstaat wees om vir die sertifikaat te kwalifiseer. Die vuurtoring se naam, nommer en die operateur se naam moet tydens die QSO verkry word. Die sertifikaat sal per e-pos aan jou gestuur word - dit is 'n PDF-dokument. Stuur jou logstaat na secretary@sarl.org.za na die geleentheid.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

RTD WORD 100

Op 9 Augustus 1922 is 'n teks in 'n vliegtuig getik en gelyktydig by 'n grondstasie uitgedruk. Met hierdie eksperiment het die Amerikaanse Vloot Departement die teleks-prosedure vlerke gegee – presies 100 jaar gelede. Van nou af was dit moontlik om tekste draadloos teen 'n spoed van tot 100 woorde per minuut oor te dra. Die Ministerie het dadelik aangedring dat boodskappe in die teenoorgestelde rigting beskikbaar gestel word, naamlik van die grond na die vliegtuig. Dit was die geboorte van radio-teleks of RTD.

Ná die Tweede Wêreldoorlog het die eerste telekse in die hande van radio amateurs in die VSA gekom, wat toe hul senders vir frekwensie-skuif-sleuteling (FSK) aangepas het. RTD het nou ook in die amateur radio diens aangekom. Met die koms van persoonlike rekenaars aan die begin van die 1980's, het hulle die voorheen wydverspreide elektromeganies-gegenereerde RTD met baie eenvoudige RTD-programme vervang. Met die bekendstelling van digitale tegnologie en die ontwikkeling van nuwe tipes transmissie soos PSK31 en later FT8, het RTD sy vorige belangrikheid in amateur radio verloor. Dit is anders in die maritieme radiodiens: ten spyte van moderne en vinnige digitale prosesse, het RTD-uitsendings steeds hul plek daar, bv., om te waarsku oor gevare of om huidige seeweer verslae aan die skippers oor te dra.

KLUB NUUS

Die Wes-Rand Amateurradioklub herinner jou daaraan dat hulle Seal Point Vuurtoring, ILLW nommer ZA-0021, geleë in Kaap St Francis op Saterdag en Sondag, 20 en 21 Augustus gaan aktiveer. Hulle hoop om aktief te wees op die 20, 40 en 80 meterbande. Alle QSOs sal bevestig word deur die SA QSL-diens, QRZ.com en 'n spesiale QSL-kaart wat via die SARL QSL-buro gestuur word.

ZS6WR/2 Vuurtoring sal graag met jou kontak wil maak tydens hierdie spesiale geleentheid. Skakel asseblief jou radio aan, kontak soveel Vuurtorings as moontlik en eis jou Vuurtoring-sertifikaat op. Onthou - die bande is net dood as jou radio af is!

Die Boland Amateurradioklub sal eerskomende naweek 2 stasies op die lug plaas tydens die Internasionale Vuurtoring Naweek. Op l'Agulhas sal BARK die roepsein ZS1BAK/L van die mees suidelike vuurtoring op die Afrika-kontinent gebruik. Vanaf Kaap Columbine sal Bolandse lede ook die roepsein ZS1BK/L op die lug sit. Amateurs word versoek om uit te luister vir die 2 stasies op veral 80, 40 en 20 m. ZS1BK sal ook aktief wees op 160, 15 en 10 meter. QSL via die elektroniese SA-QSL-stelsel sal beantwoord word.

Die volgende Sandton ARK Krag Uur sal plaasvind vanaf 18:45 SAT op Donderdag 25 Augustus op die 145,700 herhaler en Echolink op ZS6STN-R. Die gas is Mike, ZS6MSW en hy sal ~~praat~~ oor die 7P8CW DXpedisie praat wat vir November geskeduleer is.

Die Sasolburg Amateurradioklub het op Saterdag 6 Augustus sy AJV gehou. 'n Nuwe komitee is verkies en Louis Haarhoff, ZS6BD is as voorsitter vir die komende jaar verkies. Louis bedank die Klublede vir hul vertroue in hom en hy het ook die uittredende komitee bedank vir hul werk die afgelope jaar. Die Klub het die afgelope paar jaar 'n gemiddelde groei van 10% in lede getalle gesien en dit is omdat die Klub uitblink in die meeste areas van Amateur radio. Luister vir die ZS4SRK-roepsein, Die Klub sal graag 'n QSO met jou wil hê.

KOMPETISIE NUUS

Die vierde been van die Saterdag 40 m-Klub kompetisie word op Saterdag 27 Augustus en die SARL HF GG-kompetisie op 28 Augustus aangebied.

Begin jou beplanning vir die eerste naweek in September – die SARL Velddag sal vanaf 08:00 UTC op Saterdag 3 September tot 10:00 UTC op Sondag 4 September duur, terwyl die IARU Streek 1 ESB Velddag vanaf 13:00 UTC duur op 3 September tot 12:59 UTC op 4 September. Kom uit die huis en geniet 'n naweek in die buitelug. Kry die inligting oor die plaaslike kompetisies in die 2022 Blou Boek.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar 5 sonvlekke met eenvoudige magnetiese samestellings sigbaar. Daar is 'n lae waarskynlikheid vir die voorkoms van C-klas fakkels en 'n baie

lae moontlikheid van M-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 52 vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

Vanmiddag – die SARL HF Digitale kompetisie

19 Augustus - die sluitingsdatum vir die HF Digitale logstate

20 en 21 Augustus – die Internasionale Vuurtoring- en Ligskip-naweek

25 Augustus – die Sandton Krag Uur

27 Augustus – die SARL 40m Klub kompetisie en die Wesrand snuffelmark

28 Augustus - die SARL HF GG kompetisie

1 September – die sluitingsdatum vir Klub kompetisie logstate

2 September – die sluitingsdatum vir die HF GG logstate

3 en 4 September – die Streek 1 Velddag en die SARL Velddag

9 September – die sluitingsdatum vir Velddag-logstate

10 September – die Streeks FT4 DX-kompetisie en die AMSAT SA Ruimtesimposium

10 en 11 September – die SAMOC Lente Sweepstakes

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die SARL HF Digitale kompetisie sal vanmiddag van 14:00 tot 17:00 UTC op die lug wees met RTD-aktiwiteit wat oor die drie periodes versprei word soos in die HF Foon-kompetisie. Al die inligting is op bladsy 62 van die 2022 SARL-Kompetisiehandleiding. Lees asseblief die kompetisiereëls en Algemene Reël 15.7 voor die kompetisie.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Ons nooi klubs en individue uit om nuusitems van belang aan radioamateurs en kortgolfluisteraars in beide Engels en Afrikaans in te stuur, indien moontlik, deur die ‘News Inbox'-skakel op die Suid-Afrikaanse Radioliga-webtuiste te volg. Nuusitems wat in die bulletin ingesluit moet word, moet die Nuusspan nie later nie as die Vrydag voor die bulletin datum bereik.

Jy is welkom om elke Sondagoggend by ons aan te sluit vir die weeklikse radioprogram, “Amateur Radio Today” om 10:00 SAT. Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n heruitsending deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons verwelkom jou seinverslae, kommentaar en voorstelle; stuur dit asseblief per e-pos na artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Dennis Green, ZS4BS, geproeflees deur Deon Erwin, ZS1ZL en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, beste wense vir die week wat voorlê.